naamloos bly? Of moet ons die naam van Calvinisme vir ons bly behou? Of moet ons ’n ander naam vir ons kies?

Ek vra dit nie omdat ’n naam alles is nie. As reël stry ek nie oor name nie. Maar ’n naam is nodig.

Baie besware teen die naam “Calvinisme” spruit voort uit onkunde. In die tweede plek kom die besware veral van Liberalistiese en van Metodistiese kant (wat miskien juis daarom nie in aanmerking geneem hoef te word nie). In die derde plek spruit hulle voort uit ’n foutiewe vereenselwiging van Calvinisme met die sogenaamde “Dopperisme”, die rigting van die (Enkel) Gereformeerde Kerk. Maar hierdie kerklike antitese geld nie vir Calviniste nie; [#276] tussen Calviniste in verskillende kerke is daar intieme samewerking. Ten gunste van die naam “Calvinisme” tel die tradisie en die geskiedenis: ons Voortrekkervoorouers, asook die Hugenoot en die oud-Hollanders, die stamvaders van ons volk, was oorwegend Calvinisties. Ons rigting sluit aan by die Calvynse Reformasie en by wat histories in die wêreldgeskiedenis onder Calvinisme verstaan word. Maar dit daargelate.

Van hierdie drie rigtings sal alleen ’n Calvinistiese beleid gesonde volkseenheid kan waarborg. Dit is die geval, omdat die Calvinisme die historiese koers van ons voorouers was; en omdat die Calvinisme as tussenposisie tussen die twee uiterstes (nl. die Christelik-Nasionale, Afrikaanse Liberalisme en die Christelik-Afrikaanse Nasionaal-Sosialisme) vir elke uiterste iets bied, waarmee hy hom kan vereenselwig, terwyl geen van hierdie uiterstes so ’n teëstellinge-oorbruggende basis het nie; ten slotte omdat die Calvinis wel sy beleid as die enig ware en juiste aanvaar, maar tog ruimte vir meningsverskil en meer as een rigting toelaat, omdat die beginsel van individuele en sosiale mondigheid asook die feit van die deur die sonde verduisterde, menslike rede dit impliseer. Die nie-Calvinistiese rigtings egter sal niks contra Deum, contra civitatem, contra nationem, contra morales, ens. (teen God, teen die staat, teen die volk, teen die sedelikheid, ens.) mag bevat nie, d.w.s. mag nie ondermynend wees nie.

Om hierdie redes sal ook alleen ’n Calvinistiese grondwet van ons republiek wat die ordinansies van Gods Woord normatief stel, ’n bestendige basis vir ons toekomsstaat bied. ’n Ander basis sal op een of ander later tyd ’n rewolusionêre grondwetomwenteling in die hand werk. Die grondwet deur die eenheidskomitee aanvaar, is grotendeels[222] Calvinisties; nie in alles nie; bv. dit gee nog nie voldoende gesag en persoonlike verantwoordelikheid aan die president nie; dit gee te veel mag aan die volksraad; dit laat die ouerregte in onderwyssake, ens. nie tot hul reg kom nie; en so meer. Maar dit daargelate.

**108.** Ons volk maal in die stryd om die ordes al in die rondte. Dit weet nie wat Liberalisme, wat Nasionaal-Sosialisme, wat Christelik Nasionalisme, wat Calvinisme, ens. eintlik is nie, en volg sy leiers, terwyl hierdie leiers mekaar nie kan vind nie en mekaar bestry.

“Met ’n gemengde gevoel van teleurstelling en verontwaardiging en in die teenwoordigheid van ’n heilige God, wat Hom nie laat bespot nie, neem ek hierdie pen op.

“Ek doen dit omdat van bevoegde sy in 1939 die versoek tot my gekom het om vir die reuse-volksversameling by Monumentkoppie ’n verklaring op te stel waarin die volk met plegtige handopsteking sy trou aan God en aan mekaar gestand sou doen. Aarselend het ek my tot die saak geskik, maar die oorweging dat, waar God roer, niemand mag keer nie, het die deurslag gegee.

“In woorde wat die Hemel gehoor het en waarvan ons heuwels die getuie was — woorde wat al geykte segswyse geword het — het ons verklaar dat ons mekaar se hand gryp om dit nooit weer los te laat nie.

“Maar wat het nou gebeur, pas twee jaar na die oomblik van ontroering en hartlike saamgeslotenheid? ’n Broedertwis het ontbrand. Name van manne wat ons volk in hoogagting hou, gaan oor die tong. En ons volk self … dié is in verwarring meer dan ooit.

“n Broedertwis — [#277]

“en dit terwyl ons nog ronddwaal in ballingskap en telkens die grafte teëkom van man, vrou en kind, verenig in hulle lewens- en lydenswerk en in hulle sterwensdoel nie geskeie nie;

---

[222] “Grotendeels”. Vergelyk bv. o.a. die beginsels gegee in artikels 2, 2; 2, 5-8; 11, l en 2; 11, 4 en 5, soos deur Dr. D.F. Malan openbaar gemaak.

“en dit terwyl ons in 1938 ’n herlewing uit die dode gesien het: been het tot sy been gekom en daar het vlees oor gegroei en ’n windasem van die Here afkomstig, het daarin geblaas en ons het opgestaan — ’n groot leërskare;

“en dit terwyl ons weet dae ons teenstander nog, altyd oppermagtig - en in hoog verhewe staat ons dreig dat hy ons sal omploeg en ons deur massas immigrante nog verder uit ons volkshuis sal uitwoon;

“en dit terwyl minerale ter waarde van duisendmiljoene uit ons land uitgesleep word en uit die gate van ons myne en van ons arme delwers ’n geroep opklim in die ore van die Here Sebaot;

“en dit terwyl die lot van die magtige nasies in die weegskaal hang, die oordele van God op die aarde gesien word en die gekerm van gewondes die geluid van kanonne oordawer;

“en dit terwyl ons plegtig aan God en ons broeders trou beloof het en ’n skemerstrepie van hoop ons vreugdelose hart kom verbly het

“As aan my gesê word: Jy weet nie watter belange op die spel staan nie, is my antwoord: Ek ken net één belang — dit is die volksbelang.

“As aan my gesê word: Daar is nog verskil aangaande ideologieë, is my antwoord: Ek ken net één ideologie — die reguit pad van Suid-Afrika.

“Ja, die pad van my arme volk loop langs grafte en grafmonumente, langs gevangenisse en galge — as ek terugdink, dink ek droewig — maar ek weet ook dat die pad duidelik is, klaar soos die dag, afgebakend na vertes van blinkende hoop.

“Daarom sal en kan en mag en wil ons volk nie skeur nie. Ons volk is siek en sat van verdeeldheid. Laat ons leiers dus gou vrede maak, ook met behulp van die kostelike dienste van die Eenheidskomitee, want hulle as manne en vaderlanders moet dit doen en hulle is bekend met die prestasies en behoeftes van elke volksorganisasie.

“Maar as dit nie gebeur nie, koester ek die grondvaste oortuiging dat ons volk hom weer sal laat saamroep by die Monumentkoppie om daar met wisse sekerheid sy eenheid te vind en te beseël.”[223]

Die Eenheidskomitee en ander samesprekings kon die breuk nie herstel nie. Vandag, byna vyf maande na hierdie skrywe van ons geliefde volksvader, Totius, lyk dit asof die breuk nie herstel sal word nie.

Of ons volk hom weer sal laat saamroep, weet ek nie. Intussen spot ons volksteestanders ons met al die groepe (vyf of ses) waarin ons volk verbrokkel is, en waardeur ware volksaksie lamgeslaan word.

God straf ons deur ons volksverskeurdheid. Hy stuur dit as ’n les. “Moenie persone volg nie, vestig op prinse geen vertroue nie, want Ek is die Here. Ek is die Waarheid, volg My.”

Ek glo dat die verskeurdheid aan ons volk gestuur word om hom te verwar, sodat hy weer na God en Sy gebod sal vra en Sy wet en ordinansies sal ondersoek, om daardeur sy bestemming uit Sy hand te ontvang. Ons volk verkeer in geestelike ballingskap en moet terugkeer na die geestelike erfenis van sy vaders en daardeur na hul erwe. Hy moet leer om waarheid bo mensebelange en bo die belange van menslike organisasies te stel, om beginsels bo persone te stel, — en daarvolgens te handel.

[#278] Dat God ons weer byéén sal bring, glo ek vas, omdat Hy die lotgevalle van die nasies beskik, en ons volk nog in sy identiteit bewaar het, en dus vir ons volk nog ’n roeping in die ry van die volke weggelê het. Hy sal omstandighede stuur wat (soos eenmaal met die Jameson Raid) ons volk van Noord na Suid, oor die hele land soos één man sal laat saamstaan.

Intussen mag ons as Calviniste nie stilsit nie. Ons moet handel.

As Calviniste mag ons nou, in hierdie krisis van ons volksnood, ons nie isoleer, afskei en ’n nuwe groep vorm nie. Ons sal daarby nou geen noemenswaardige resultate behaal nie. Ons sal so eerder bydra om ons volksverskeurdheid te vergroot. Want die ander organisasies sal dan grotendeels hulle verplig voel om ons te beveg, terwyl ons nie die vereiste propaganda-kanale besit nie. Bowendien sal ons die invloed wat ons in die verskillende organisasies besit, verloor. Dit alles laat Calvinistiese werklikheidsin ons insien.

[223] Aldus Totius. Oorgeneem uit “Die Transvaler”. 16 Jan. 1941.

Maar ons mag ons nie net, uit hierdie negatiewe insig, nou apart gaan organiseer en as aparte organisasie gaan optree nie. Ook ons is geroepe om positief ons deel by te dra om ons volk in hierdie krisis te help, en alles wat hom ondermyn en verder laat skeur te beveg. Ons moet ons gewig by alle organisasies wat ons vryheid wil verwesenlik, ingooi. Hulle heet nog almal ons welkom. In hulle almal moet ons aktief meehelp en so veel as moontlik ons beginsels daarin van krag laat wees en ons invloed so veel as moontlik laat geld. Laat ons onthou dat ons volk nog oorwegend Christelik, ja selfs (al is dit meer intuïtief en onbewus) Calvinisties is, en dat geen organisasie homself kan handhaaf as dit nie rekening met die godsdienstige oortuigings van ons volk hou nie.

Is eenmaal ons volkswa uit die moeras uitgestoot, dan eers sal ons ons moet afvra of, in hoever en op watter wyse ons as Calviniste geroepe is om ons apart te organiseer. Nou egter moet ons ons kragte ingooi orals waar ons kan help om ons volkskrisis te oorwin. Laat ons op hierdie wyse aan ons volk die weg wys en die juiste leiding gee — en nie protesteer en eenkant toe gaan staan nie. As in ’n ander land ’n volk in nood verkeer, staan Liberalis, Katoliek, Calvinis, ens. skouer aan skouer om die volksnood te oorwin. Ons moet deur ons in die verskillende organisasies in te gooi die komende dinge in die regte kanale lei en sodoende, waar moontlik, van krag wees in die vryheidstryd. Laat ons positief in elke organisasie van ons koers en beginsels getuig, en laat ons onthou dat deur die aanvaarding van dieselfde republikeinse grondwet (al is dit nie in alle opsigte ’n ideale grondwet nie), ’n grondwet wat in grondprobleme Calvinisties is, ons beginsels en leiding nie met die deur die onderskeie organisasies se aanvaarde beleid in radikale sin bots nie.

Ten slotte, laat ons (terwyl ons ons kragte in elke organisasie gooi wat na ons volk se vryheid strewe en daarin ons leiding en invloed soveel as moontlik laat geld) wag totdat God ons ons weg wys, d.w.s. totdat omstandighede en toestande so ’n duidelike taal spreek, dat daar geen twyfel kan bestaan wat God van ons verwag nie.

Intussen moet ons ons kennis vermeerder, kennis van die ordes waaroor die stryd gaan, kennis van die oorsake van ons verskeurdheid. Vroeëre volkskeurings het gegaan oor die al of nie aanvaarding van die Imperiale Bande, oor die al of geen koalisie, vereniging en versmelting met Engelse en Imperialiste in ons land. Hierdie skeuringe het ons volk innerlik, as’t ware in sy “siel” laat splits en het gepaard gegaan met bitterheid, haat en wrok tussen volksgenote. Maar die huidige volksverskeuring gaan nie hieroor nie. Die botsende organisasies wil min of meer dieselfde republiek hê, hulle het min of meer dieselfde ideale. Hierdie verskeurdheid is geen [#279] innerlike volksverskeurdheid nie, maar slegs ’n uiterlike. Innerlik is ons volk vandag een. Uitwendig, organisatories alleen bestaan die botsing. Daarom ondervind ’n mens vandag nie daardie bitter haat en wrok tussen volksgenote (afgesien van opgesweepte uitsonderinge) wat by vorige skeuringe geheers het nie. As die leiers, die organisasies mekaar sou kan vind, is ons volk vanself ook uiterlik weer één.

’n Oordeel oor hierdie uiterlike verskeurdheid wil ek nie gee nie; ’n analise van die faktore wat tot die skeuring bydra te gee, sal vandag die verskeurdheid nie oorwin nie; dit sal eerder polemiek verwek en dit vererger. Maar dit moet tog van my hart af. Hierdie skeuring moes kom, ten spyte van die leiers, omdat ’n volksbeweging hom nie met een politieke (staatkundige) party geheel en al kan vereenselwig nie, en omdat ’n politieke party gebind aan die huidige parlementêre stelsel, met sy Liberalistiese struktuur ’n volksbeweging wat verwante ideale koester as ’n konkurrent opvat. Die stryd wat op die oomblik ons volk verskeur is geen stryd oor ideologieë as sodanig nie, want die botsende organisasies aanvaar in hoofsaak dieselfde beginsels in die republikeinse grondwet gegee. Dit is ’n stryd wat uit die verhouding van die strukture van die organisasies voortvloei. Ons het hier met ’n vervelproses te doen, waarin die ou vel nog plek-plek vaskleef en die nuwe vel deurstoot. Om te vinnig aan die ou vel te trek doen seer; dis die pyne van die uiterlike volksverskeurdheid. Die ou en die nuwe vel moet beide toegee as die vervelproses sonder pyne moet afloop. Dit kon as die verskillende organisasies in die eenheidskomitee gebly het, die beleid deur daardie komitee laat bepaal het (sonder om hul betrokke selfstandigheid prys te gee), en geen van die leiers van die verbonde organisasies daarin voorrang geniet het nie.

Intussen het ons nou nog al die organisasies nodig, sowel binne as buite die parlement. Elkeen het ’n taak wat die ander nie kan vervul nie. Elkeen het die ander nodig. Mag God ons leiers die nodige wysheid gee en op die regte oomblik die regte man om ons in ons beloofde land in te lei.

In die stryd om die ordes, wat ons volk telkens voor krisisse plaas en weer gaan plaas, is in die allereerste plek nodig: Kennis; en in die tweede plek: Dissipline. Alleen kennis volgens die lig van Gods Woord en dissipline in gehoorsaamheid aan Sy wil en ordinansies, waarborg ons: Vryheid.

Laat nie eenmaal van ons volk gesê mag word nie: “My volk gaan ten gronde weens gebrek aan kennis”.

## [#280] **LITERATUUROPGAWE.**

Omdat die Literatuur oor die Nasionaal-Sosialisme minder bekend is, gee ek hier die Literatuur daaroor deur my gebruik, met byvoeging van enkele gebruikte publikasies oor die Fascisme.

BARNES, J.S.: *Fascism* (H.U.L.), Butterworth, London, 1934.

BECKER, E.: *Diktatur und Führung* (Recht und Staat, 116), J.C. Mohr, Tübingen, 1935.

BINDER, J.: *Der Deutsche Volksstaat* (Recht und Staat, 110), J.C. Mohr, Tübingen, 1934.

BÖMER, K.: *Der Begriff der Pressefreiheit* (Eur. Revue., Aug. 1939; XV/); Deutsche Verlagsanstalt, Stuttgart.

BORNHAK, C.: *Das Italienische Staatsrecht des Faschismus,* Deichert, Leipzig, 1934.

BURMEISTER, W.: *Der deutsche Geist in der Welt der Gegenwart (*Hochschule und Ausland, Jan. 1937, V/1), Stubenrauch, Berlin.

BUSKES, J.J.: *Het Nationaal-Socialisme als* de *Bedreiging van* de *Kerk* (Waakzaamheid, 5-6), van Gorcum, Assen, 1937.

DIEDERICHS, N.: *Die Outoritêre Staatsidee* (Die Huisgenoot. 8 en 15 Aug. 1941).

DIEPENHORST, P.A.: *Het Nationaal-Socialisme.*

DIEPENHORST, P.A.: *Het Nationaal-Socialisme* (Koers in die Krisis, II), Pro Ecclesia, Stellenbosch, 1940.

DIETRICH, O. (Reichspressechef): *Die Philosophische Grundfagen des Nationalsozialismus.* F. Hirt, Berlin, 1934.

DIETRICH, O. (Reichspressechef): *Revolution des Denkens,* Westfalen-Verlag, G.m.b.H., Leipzig, 1939.

DU PLESSIS, L.J.: *Die* Moderne *Staat* (Verkennerreeks, No.2), Pro Ecclesia, Stellenbosch, 1941.

FRANK, H.: *Rechtegrundlegung des nationalsozialistischen Führerstaates,* Fr. Eher, München, 1938.

GÄRTNER, W.: *Volk in Leibesübungen,* W. Limpert, Berlin, 1938.

GENTILE, GIOVANNI: *Grundlagen des Faschismus.* Deutsche Verlagsanstalt, Stuttgart, 1936.

GERBER, H.: *Staatsrechtliche Grundlinien des Neuen Reiches* (Recht und Staat, 105), J.C. Mohr, Tübingen, 1933.

GOEBBELS, J. (Reichsminister): Der *Bolschewismus in Theorie und Praxis* (Rede, Parteikongress, Nürnberg, 1936), Müller, Berlin.

GOEBBELS, J. (Reichsminister): *Wesen and Gestalt des Nationalsozialismus* (Deutsche Hochschule für Politik, 8), Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1934.

GROSZ, W.: *Der deutsche Rassengedanke und die Welt (*Deutsche Hochschule für Politik, 42), Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1939.

GROSZ, W.: Der *Rassengedanke im Neuen Geschichtsbild* (Deutsche Hochschule für Politik, 18), Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1936.

GUTHMANN, H.: *Versuch, den Begriff "volksstümlich" zu klären.* (Hochschule und Ausland, Jan. 1937, V/1) Stubenrauch, Berlin.

HAUPT, J.: *Nationalsozialistische Geschichtsauffassung* (Hochschule und Ausland, Apr. 1935, XIII/4), Stubenrauch, Berlin.

HEYSE, H.: *Ueber die Freiheit* in *Forschung und Lehre* (Hochschule und Ausland, Jan, 1937, V/1), Stubenrauch, Berlin.

HITLER, ADOLF (Führer) : *Mein Kampf,* Fr. Eher, München, 1937.

HITLER, ADOLF (Führer) : *Rede,* 30 Jan. 1937, Müller, Berlin.

HOETINK, H.R.: *De Vrijheid der Wetenschap* (Waakzaamheid, II/1), van Gorcum, Assen, 1938.

HUBER, E.R.: *Wesen und Inhalt* der *politischen Verfassung* (Deutsche Staat der Gegenwart, 16), Hanseatischer Verlag, Hamburg, 1935.

HUGO, T.J.: *'n Paar Grondbeginsels van die Nasionaa1-Sosialisme* (Hedendaagse Staatkundige Strominge), Voortrekkerpers, Johannesburg, 1938.

ISKRAUT, M. : *Nationalsozialistischer Weltanschauung (*Sammelwerk).

JOAD, C.E.M.: *Guide to the Philosophy ot Morals and Politics,* V. Gollancz, London, 1938.

KERSBERGEN, A.W.: *Onderwijs* en *Nationaal-Socialisme* (Waakzaamheid, 10), van Gorcum, Assen, 1938.

KLEMMT, A.: *Volk und Staat (*Deutsche Hochschule für Politik, 20), Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1936.

KOELLREUTER, O.: *Der Deutsche Führerstaat,* J.C.B. Mohr, Tübingen, 1934.

KOELLREUTER, O.: *Grundtragen unserer Volks- und Staatsgesta1tung* (Deutsche Hochschule für Politik, 19), Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1936.

KOITZ, H.: *Nation und Geist (*Hochschule und Ausland, Apr. 1935), Stubenrauch, Berlin. [#281]

LANGE, H.: *Liberalismus, Nationalsozialismus und Bürgerliches Recht* (Recht und Staat, 102). J.C. Mohr, Tübingen. 1933.

LARENZ. K.: *Ueber Gegenstand und Methode des Volkischen Rechtsdenkens*, Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1938.

LICHTENBERGER, H.: *The Third Reich*, Greystone Press, New York, 1937.

LOHMANN, K.: *Gedanken zur neuen Staatsauffassung.* Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1935.

LORIMER, E.O.: *What Hitler Wants,* Penguin Books, Harmondsworth, 1938.

MEUSEL, H.: *Körperliche Grundausbildung,* Weidmannsche Verlag, Berlin, 1937.

MINISTERIUM FÜR WISSENSCHAFT, ERZIEHUNG UND VOLKSBILDUNG: *Richtlinien für die Leibeserziehung,* Weidmannsche Verlag, Berlin, 1937.

MEYER. P.J.: *Grondslae van die Italiaanse Fascisme* (Hedendaagse Staatkundige Strominge), Voortrekkerpers, Johannesburg. 1938.

MUSSOLINI. B.: *Fascism,* Ardita, Rome, 1935.

MUSSOLINI. B.: *Vom Kapitalismus zum Korporativen Staat,* Petrarca, Köln, 1936.

NICOLAI, N.: *Der Staat im nationalsozialistischen Weltbild* (Recht und Wirtschaft, 1), Hirschfeld, Leipzig, 1933.

NOACK, E., und WALZ, G.A.: *Deutsche Demokratie,* Deutscher Rechtsverlag, Berlin, 1938. *Nürnberg* 1933, R. Hobbing, Berlin.

PARMELEE, M.: *Bolshevism, Fascism and the Liberal Democratic State,* Chapman and Hall, New York, 1935.

*Programme* der *Nationaal-Socialistische Beweging in Nederland,* Utrecht, 1931.

RAUTENBACH. C.H.: *Ons Lewensopvatting (*U.P. Intreeredes, IV/23), Pretoria, 1940.

RITTERBUSCH, P.: *Demokratie und Diktatur,* Deutscher Rechtsverlag, Berlin, 1939.

ROSENBERG. A.: *Blut und Ehre*, Frz. Eher, München. 1934.

RÖSZLE, W.: *Die politischen Grundlagen* der *deutschen Erneuerung* (Das Neue Reich), D.W. Callwey, München, 1934.

RUST (Reichminister), und KRIECK, E.: *Das nationalsozialistische Deutschland und die Wissenschaft,* Hanseatischer Verlag, Hamburg, 1936.

SANTORO, CESARE: *Hitler Germany,* Internationaler Verlag, Berlin, 1938.

SCHMITT, C.: *Staat, Bewegung, Volk* (Der deutsche Staat der Gegenwart, 1), Hanseatischer Verlag, Hamburg, 1935.

SCHWARZ, H.: *Grundzüge* der *Geschichte* der *Artdeutschen Philosophie (*Deutsche Hochschule für Politik).

SCHWARZ, K.: *Die deutsche Revolution als Lösung einer allgemeinen Zeit- und Völkerkrise* (Geist der Zeit, Maart 1938, XVI/3), Stubenrauch. Berlin.

SCURLA, H.: *Das Abenländische Bewusstsein und der deutsche Geist* (Geist der Zeit, Mei 1938, XVI/5).

SCURLA, H.: *Die Grundgedanken des Nationalsozialismus und das Ausland* (Deutsche Hochschule für Politik, 37), Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1938.

SOMBART, W.: *Der deutsche Sozialismus,* Buchholz und Weisswange, Charlottenburg, 1934.

STAPEL, W.: *Sechs Kapitel über Christentum und Nationalsozialismus,* Hanseatischer Verlag, Hamburg, 1933.

STEINMETZ, R.: *Over het Duitse Nationaal-Socialisme,* Swets en Zeitlinger, Amsterdam, 1933.

STÜNZNER, F.: *Methodik der Leiberserziehung im Schulunterricht,* Quelle und Meyer, Leipzig, 1938.

THIELER. H.: *Lehre vom Wesen des deutschen Menschen,* Junker und Dünnhaupt, Berlin, 1939.

TINGSTEN, H.: *De Nationale Dictaturen,* E. J. Bijleveld, Utrecht, 1938.

USADEL, G.: *Zum Freiheitsbegriff des Nationalsozialismus* (Hochschule und Ausland, Jan. 1937, V/1), Stubenrauch. Berlin.

WALZ, G.A.: *Volkstum, Recht und Staat,* F.Hirt, Breslau, 1936.

WATERINK, J.: *Van het Lijden der Paedagogische Theorieën dezer dagen* (Koers in die Krisis, II), Pro Ecclesia, Stellenbosch, 1940.